382

# Hoor hoe die Seun van God



Hoor hoe die Seun van God be - spot word



deur son-daars wat hul Ko - ning hoon.



Kyk hoe sy heer - lik - heid ver-trap word



deur men - se wat sy god - heid loën.

2

Sien jul die Seun se selfverloëning,

sy stryd, sy lyding en sy dood?

Dit is die prys van ons verlossing;

geen offer was vir Hom te groot.

3

Oor graf en dood word Hy oorwinnaar;

God wek Hom uit die dood met krag.

Hy word die Heer oor alle magte;

oor al wat leef voer Hy gesag.

4

Heer, ons is veilig in u hande,

in stryd en lyding, pyn en nood.

U is ons hoop deur alle tye;

u liefde dra ons deur die dood.